# Wagter, wakend op die mure

Wag - ter, wa - kend op die mu - re,
sê my, wan - neer wyk die nag?
Ag, ons tel die don - ker u - re
tot die deur - breek van die dag.

1(b)

Wan - neer sal die son se stra - le
men - se uit ver - war - de dwa - ling
roep om in die hel - der lig
hul - le le - we in te rig?

2

U, o Jesus, Ewig-sterke,
laat geboeides vry uitgaan;
deur u reddingswoord en werke
word die weg tot God gebaan.
Ons sien eens geslote harte
oopgaan deur u lydensmarte;
hoor, uit sondenag bevry,
dat hul nou u Naam bely!

3

Wil, o Here, in genade
voortgaan met u reddingswerk;
leer ons ons talente dankbaar
U te wy en aan u kerk.
Deur die waarheid van u lering,
deur die wonder van bekering,
dring u liefde ons al meer
in u diens te staan, o Heer.

4

Ryke seën vloei al verder,
tot die allerverste strand,
uit die volheid, troue Herder,
van u liefde, deur u hand.
Volk op volk sal tot U nader,
saamstroom in u poorte, Vader,
neerkniel voor u aangesig,
jubel in u eew'ge lig!